SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 7 JULIE 2002

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid- Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

HAMNETBULLETINTYE VERANDER:

MEGA-WINTERVLOOIMARK IN PRETORIA

NUWE AANLYN SARLPOSDIENS

MAKLIKE MANIER OM BY DIE SARL AAN TE SLUIT

LIDMAATSKAPGELUKSTREKKING

KLUBNUUS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com nie later as die Donderdag wat die bulletin vooraf gaan, in te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons die afsterwe van Johann Coetzee ZR6AAC, op 3 Julie 2002 moet aankondig. Johann was jare lank 'n lid van Tak Noord Transvaal van die SARL en daarna van Magalies Radioamateurklub asook van Quantum radioamateurklub. Aan sy vrou Anna en kinders Xander en Lindy gaan ons innigste meegevoel.

(POUSE)

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

HAMNETBULLETINTYE

Hamnetlede word daarop gewys dat die tyd waarop die Sondagbulletin uitgesaai word, vervroeg is na 16:30 (4:30 n.m). plaaslike tyd.
Die rede vir die verandering is a.g.v. voortplantingsprobleme in die 30 Meterband. Die band is geneig om vroeër te sluit as in die somermaande. Hierdie tyd

sal bly tot ongeveer Oktober of November wanneer ons weer die tyd sal verander na 17:00 (5 nm).

Die "Laminator" of kaartmasjien is nou in ons besit. Sodra ons 'n voorbeeld het van 'n ongebruikte Hamnetledekaart, sal ons hierdie kaart op rekenaar vaslê om gebruik te word om nuwe Hamnetledekaarte van te vervaardig. Ons sal seker binne die volgende paar weke alle kaarte waarvoor ons fotos het, vervaardig en uitstuur.

MEGA-WINTERVLOOIMARK IN PRETORIA

Al die amateurradioklubs in Pretoria hou 'n gesamentlike wintervlooimark op Saterdag 27 Julie 2002. Die vlooimark sal op die Suidkampus van die Universiteit van Pretoria, op die hoek van Universiteits- en Lynwoodweg, gehou word en let asb daarop dat die aanvangstyd 10:00 is.

Almal, klubs en persone wat nie aan klubs behoort nie, is welkom.
Kom besoek gerus die Mega-vlooimark in Pretoria. Skakel Almero ZR6RY by (H)(012) 567 3722 of op 082 414 5164, indien u 'n tafel wil bespreek of meer besonderhede benodig.

NUWE AANLYN SARLPOSDIENS

Hierdie opwindende nuwe diens van die SARL is vir diegene wat 'n afskrif van die weeklikse SARLnuusbulletin per e-pos aan hulle gestuur wil hê. U kan nou vanaf die gemak van u huis of kantoor, uself by die poslys voeg, u voorkeurtaal kies of uself van die diens verwyder. Alles is beskikbaar vanaf die SARLtuisblad by www.sarl.org.za.

Vir die van u wat alreeds 'n kopie van die bulletin vanaf die SARL ontvang, u gegewens is alreeds in die sisteem opgeneem. Dus is daar geen rede vir u om enigiets verder te doen nie. Enige toekomstige opgradering of veranderinge van e-posadres kan nou "lewendig" op die SARLweb gedoen word.

MAKLIKE MANIER OM BY SARL AAN TE SLUIT

U kan nou aanlyn by die SARL aansluit en onmiddelik toegang verkry tot die bladsye wat vir lede alleen beskikbaar is.
Dit is tot nog toe die eenvoudigste manier om by die wenspan aan te sluit.

Indien u inligting in die roepseinboek verskyn, is dit nog makliker, die webwerf doen al die werk vir jou deur die vorm met besonderhede vanuit die roepseinboek in te vul. Al wat u hoef te doen is om punte by die I's en kruise by die T's te plaas. Besoek die SARL webwerf by www.sarl.org.za om een van die eerstes te wees om op hierdie manier aan te sluit.

NUWE LEDE

Ons wil die volgende nuwe lede verwelkom wie deur die SARLwebblad gedurende die afgelope week by die SARL aangesluit het: ZS2JW J S van Ree; ZR1E Eduard Gagiano; ZR6AKL John Andre Kitching; ZR6DHC Dawie Conradie; ZS6GM Chris Turner; ZS5JX John C Norman; ZS5KW Frederick Jacobus (Frik)

Schutte; ZR6BFN Sonja Karin Smith; ZR1DJP Dawid J Petzer; ZR1BSD Sean Kevin White; V51SN Solomon Hendrik S Nieman; ZR1SBM Andrew Perrins; ZR2A Andre' Crouse; ZR4PB Pieter Cornelius Boshoff; ZR2NB Nicolaas Basson; ZS6AUU Henry Taylor; ZS1I Johan Terblanche; ZR4CJB Charles Johannes Britz.

As gevolg van die feit dat die kantooradministrateur skielik dringende verlof geneem het mag party van hierdie aansoeke nog nie volledig geproseseer wees nie. Daar word gehoop om dit gedurende die volgende week reg te stel.

LIDMAATSKAPGELUKSTREKKING

'n Aangename verrasing wag op drie nuwe lede wat by die SARL aansluit voor 12 Julie. Drie items is aan die SARL geskenk waarvoor drie name getrek sal word van die wat voor die 12de Julie by die SARL aansluit. Die items is: 'n Tuisalarmstelsel; 'n Telefooninterkomsisteem en; 'n Universele afstandbeheerstel vir TV's ens. Hierdie gelukstrekking is geborg deur Commco.

Gou speel, daar is nog net drie dae oor vir nuwe lede wat aansluit en om vir die trekking in aanmerking te kom, maar belangriker, u krag wat by die van al die ander lede van die SARL gevoeg word, versterk die anker van radioamateurs in die RF-spektrum.

KLUBNUUS

NUUS VAN KZN-MIDDELLANDE

Die Midlands Amateurradioklub (MARC) sal hulle Algemene Jaarvergadering hou op Woensdag 24 Julie beginnende om 19:30. Die vergaderplek is die Carbineers se konferensiesentrum, Greereweg. Versnaperings en drankies asook die jaarlikse prysuitdeling sal die besigheidsdeel volg. Alle lede word gevra om hierdie baie belengrike geleentheid by te woon. Gades en metgeselle word ook hartelik uitgenooi.

OAKDALE AMATEURRADIOKLUB

Die Oakdale Amateurradioklub beplan 'n "oopdag" vir Amateurradio op Saterdag 27 Julie 2002, by die Oakdale ontspanningsentrum.
Hierdie is een van 'n reeks soortgelyke gebeure wat beplan word om interaksie tussen radioamateurklubs en indiwidue te bevorder in die Weskaapgebied. Alle amateurs, hul families en besoekers aan die area, word hartlik uitgenooi om dit by te woon. Vir hierdie geleentheid is die Oakdaleklub bereid om, teen redelike pryse, gekookte middagetes vanuit hul uitstekende kombuis te verskaf, asook 'n kroegdiens en onderdakbraaifasiliteite. Daar sal ook 'n informele vlooimark bedryf word waarvoor tafels beskikbaar gestel sal word vir diegene wat daaraan wil deelneem.
Die aanvangstyd sal 11:00 wees en dit word verwag dat dit sal aanhou tot ongeveer 19:00. Die Oakdale ontspanningsentrum is geleë in Bloemhofweg, ongeveer 5 km vanaf die Belville-afrit op die N1 hoofweg.

Die Oakdale ARK bedryf ook elke Dinsdagaand om 20:00 'n gereelde inligtings- en geselsnet op die plaaslike 145,150/145,750 herhaler met herleiding op 3,600MHz. Hierdie net sluit gewoonlik 'n herleiding van aanlyn-nuusbulletins vanaf die ARRL, asook van tyd tot tyd interessante nuusbrokkies vanaf die VK en Australië. 'n Geleentheid word vir beide 2m en 80m luisteraars gegee om hulle opinies te lug en verslae te gee oor seintoestande.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN, en gelees deur vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Kom neem ook deel aan die net van die President van die SARL wat Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug is.

U het geluister na ZS6SRL, dankie dat u by ons aangesluit het. 'n Groot woord van dank aan al die amateurs wat so gereeld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX